SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 1 FEBRUARIE 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat ons die heengaan van Hugo Beyers, ZS6OH, op Saterdag 24 Januarie in die ouderdom van 81 jaar moet aankondig. Na matrikulasie het Hugo as radio-operateur gedurende die tweede wêreldoorlog in die SALM in Noord-Afrika en Italië diens gedoen. Hy het sy amateurradiolisensie in 1946 verkry toe hy student aan die Universiteit van Stellenbosch was en was sedertdien atyd aktief. Hy was stigterslid van verskeie SARL- takke en het op die komitees gedien. Vir 'n tyd was hy Hamnetko- ordineerder vir die SARL. Hugo was ook lid van die sogenaamde 'Dagbreekspan', 'n groep amateurs wat ses dae per week op 80 m bymekaarkom so vroeg as wat bandtoestande dit toelaat. Dit was slegs buitengewone omstandighede wat sou verhoed dat hy nie aan die vroegoggendnet kon deelneem nie.

Ons innige simpatie gaan aan sy eggenote Francis, kinders, kleinkinders, ander familie en vriende. Mag hy in vrede rus.

(POUSE).

In die nuus vandag:

DATUMS VIR DIE 2004 RAE's AANGEKONDIG

RAE VRAEPOEL

NOMINASIES INGEWAG VIR SARL-TOEKENNINGS

SA AMATEURRADIO-ONTWIKKELINGSTRUSTRUST KONDIG 'N ONTWERPKOMPETISIE AAN

AO 40 SIEK

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede.

DATUMS VIR DIE 2004 RAE's AANGEKONDIG

Die datums waarop ooreengekom is vir eksamens vir die Radioamateuroperateursertifikaat is as volg:

Mei 2004:

Eksamendatum: Donderdag 20 Mei, 19:00 - 22:00; Sluitingsdatum vir inskrywings: 16 April.

November 2004:

Eksamendatum: Donderdag 18 November, 19:00 - 22:00; Sluitingsdatum vir inskrywings: 14 Oktober.

Die datums wat in sekere vorige uitgawes van die dagboek van gebeure vermeld is, is verkeerd. Wysig asb. alle rekords in ooreenstemming met bogemelde datums.

Die standaardfooi bly R450-00, wat alle heffings deur OKOSA insluit.

Let asb. daarop dat totdat die voorgestelde nuwe regulasies aanvaar en deur die Minister onderteken is, die sillabus en alle voorwaardes mbt. die RAE onveranderd bly. Kandidate moet 'n minimum van 40% in beide afdelings van die eksamen behaal en moet 'n gemiddeld van 50% tussen die twee afdelings behaal om te slaag.
Let ook daarop dat 'n Klas B eksamen nie nou afgeneem word nie.

RAE VRAEPOEL

Die Raad van die SARL het die aanbevelings wat gespruit het uit die onlangse hersiening van die RAE-sillabus en eksamen deur die Raadslid vir Opvoeding, Andrew Roos, ZS1AN, aanvaar. Een van die aanbevelings is dat die gebruik van die publieke beskikbare vraepoel vir die RAE uitgefaseer word. Dit sal vanaf die eerskomende eksamen in Mei reeds gebeur en dit word voorsien dat minstens 20% van die vrae vir daardie eksamen nie uit die vraebank geneem sal word nie en sou ooknie in vorige vraestelle verskyn het nie. RAE-kursusinstrukteurs word gevra om te verseker dat hulle die volledige sillabus dek en nie daarop staatmaak dat studente die antwoorde op die vrae in die publieke vraepoel memoriseer nie.

NOMINASIES INGEWAG VIR SARL-TOEKENNINGS

Nominasies word ingewag van SARL-lede vir die volgende toekennings:

Arthur Hemsley 2 meter trofee:- Toegeken deur die Raad aan 'n radioamateur vir hy/sy individuele prestasies met uitsendings in die 2 m amateurband. Hierdie toekenning word gemaak vir buitengewone prestasie met Aard-Maan- Aard of modusse soos troposferiese voortplanting ens. Dit is nie vir die langste afstand gewerk nie, maar eerder vir volharding om iets spesiaal met 2 m te bereik.

Barney Joel Trofee:- Toegeken deur die Raad aan enige lid van die SARL vir beste prestasie gedurende die jaar dmv. HF mobiele werking. Hierdie toekenning kan gemaak word vir prestasie met kommunikasie deur 'n individu tydens 'n byeenkoms (rally) of ander publieke byeenkoms.

Joseph White Plaket:- Toegeken deur die Raad aan enige lid van die SARL vir buitengewone prestasie in die 432 MHz-band gedurende die afgelope jaar. Dit word nie toegeken vir die langste afstand bereik nie, maar vir algehele prestasie.

Bert Buckley Sesmetertrofee:- Toegeken deur die Raad aan enige radioamateur vir hy/sy individuele prestasies met uitsendings in die 6 m amateurband. Hierdie toekenning is nie vir langste afstand gewerk nie maar vir uitstaande werk of aktiwiteit op ses meter.

Radio ZS BHF-trofee:- Toegeken deur die Raad aan die amateur wat die langste afstand gedurende die jaar in die 2 m band gedurende die jaar bereik het.

Nominasies en aanbevelings vergesel van volle besonderhede, dokumentêre bewys ens. vir oorweging deur die Raad moet die SARL se kantoor voor of op 15 Februarie 2004 bereik.

SA AMATEURRADIO-ONTWIKKELINGSTRUSTRUST KONDIG 'N ONTWERPKOMPETISIE AAN

Die SA Amateurradio-ontwikkelingstrustrust het 'n kompetisie geloods vir die ontwerp en konstruksie van 'n menger/beheereenheid. Die projek is in antwoord op 'n versoek van die SARL vir 'n eenheid vir gebruik met verskeie programme soos die President se net en ander op die lug besprekings- en opleidingsprogramme. Die eenheid moet tipies die in- en uitsette van verskeie send/ontvangers, 'n mikrofoon, 'n bandopnemer en ander oudioapparaat verbind.

Die kompetisie sal in twee fases geskied. Die eerste fase sal bestaan uit die ontwerp van die eenheid en die tweede fase die bou van 'n werkende model. Die wenner van die ontwerpfase sal 'n tjek van R2000 ontvang. 'n Maksimum van R3000 sal aan die wenner beskikbaar gestel word vir die bou van 'n werkende model vir gebruik deur die SARL se President, of enige ander persoon, wat die President se Net waarneem.

Inskrywings moet volledig gedokumenteerd wees. Na evaluering van die werkende model sal die ontwerp aan klubs, ander groepe of individue wat so 'n eenheid benodig, beskikbaar gestel word.

Om deel te neem moet u by die SA Amateurradio-ontwikkelingstrust registreer deur u kontakbesonderhede per e-pos te stuur aan saardt@intekom.co.za of dit te faks aan 012 991 5651. U sal 'n spesifikasiedokument ontvang waarin die vereistes uiteengesit word. Die sluitingsdatum vir die ontwerpfase is 29 Februarie 2004.

AO 40 SIEK

Die volgende treurige nuus is ’n uittreksel uit die ARRL se nuusbrief:

Grondbeheerders vir die AO-40 satelliet probeer om uit te vind presies wat die oorsaak is van ’n aansienlike val in die satelliet se batteryspanning. Die satelliet bly stil na ’n skielike daling in spanning van 26 tot 18 volt vroeg op 27 Januarie. AO-40 beheerders is redelik seker dat een of meer kortgesluite batteryselle die oorsaak van die probleem is. Pogings om die 2,4 GHz sender vir die afwaartse koppeling weer aan die gang te kry was tot dusver onsuksesvol.

Na die oorspronklike probleme wat met AO-40 ondervind is, het grondbeheerders daarin geslaag om AO-40 gedeeltelik aan die werk te kry en die satelliet se transponeerders was sedert 2001 in aktiewe gebruik. AO-40 was in bedryf met 435 MHz en 1,2 GHz opwaartse skakels en ’n 2,4 GHz afwaartse skakel en ’n baken.

Ingenieurs en wetenskaplikes van AMSAT is optimisties aangaande die moonlikhede van herstel, maar – soos die probleem met NASA se Spirit – mag dit ’n tyd neem om te bewerkstellig.

Stacey Mills, W4SM, van die AO-40 se beheerspan, wat toegee dat hy “AO-40 die afgelope 4 jaar geleef en geasem het” het gesê “Indien dit geheel en al moontlik is om AO-40 teug te bring, sal ons dit doen. Geen sukses selfs vir weke en maande beteken nie dat ons uiteindelik nie suksesvol sal wees nie. Ons sal verseker aanhou probeer.”

SARLNUUS vertrou dat hul pogings suksesvol sal wees.

AKTIWITEITE OM AAN DEEL TE NEEM

14 Februarie - Kinderdag. Die SAARDT se ontwerpkompetisie wat op 29 Februarie sluit.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. ’n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur George, ZS6NE, en gelees deur …….. vanuit …………… as ’n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u ’n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX